15

# PSALM 15



Wie laat U in u woon-plek in-gaan, Heer?



U berg is hei - lig, wie mag daar ver - keer?



Hy wat hom on - be - ris - pe - lik ge - dra,



hy het die reg om toe-gang, Heer, te vra.

1 2 3 4

X Lied :

2.

Wie regdoen en hy wat die waarheid praat,

word in u woning, Here, toegelaat.

Teenoor sy medemens doen hy geen kwaad

en van sy naaste word nooit sleg gepraat.

3

Hy minag wie verwerp word deur die Heer,

maar wie God dien, aan hulle bring hy eer.

Hy bly standvastig op sy woord gesteld.

Hy pers nie af nie, weier omkoopgeld.

4.
Aan geen onskuldige doen hy tekort

en niemand sal deur hom benadeel word.

Onwankelbaar is hy, hy is getrou,

hy wat al hierdie dinge onderhou.